SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 17 JULIE 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die SuidAfrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS. SARLnuus rig n uitnodiging aan vrywilligers om die bulletin op 3 695 kHz ESB te herlei.. Dit hoef nie dieselfde persoon te wees wat week na week herlei nie, as daar meer as een is, kan beurte geneem word wat die las sal verlig. Hier is noun geleentheid om aan jou medeamateurs 'n diens te lewer. Stuur asb. u aanbiedinge dmv. e-pos aan George, ZS6NE, met e-posadres gth@absamail.co.za.

In die nuus vandag:

STAATSKOERANT BEVESTIG DIE SARL AS DIE NASIONALE LIGGAAM
DEELNAME AAN BYEENKOMSTE VEREIS REGISTRASIE BY DIE SARL

LEER ALLES OOR WEERLIGBESKERMING BY DIE SARL SE OPE DAG

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Sarlnuus maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Die enigste manier om te verseker dat u berigte Sarlnuus bereik is om dit in die korrekte plek op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp te plaas nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Daar is geen waarborg dat u bydrae Sarlnuus sal bereik, of in 'n bulletin ingesluit sal word, indien dit op enige ander manier, of later as die Donderdag, ingestuur word nie. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

STAATSKOERANT BEVESTIG DIE SARL AS DIE NASIONALE LIGGAAM

In die Staatskoerant van 24 Junie, wat kort gelede deur die SARL ontvang is, bevestig die Minister van Kommunikasie die aanstelling van die SARL as die nasionale liggaam. Die minister konstateer: "Ek, Dr Ivy Matsepe-Casaburi, Minister van Kommunikasie, in terme van Hoofstuk 3 klousule 3 c van die gewysigde Radioregulasies, soos gepubliseer op 4 Februarie 2005 in Staatskoerant No. 27 258, keur hiermee die erkenning goed van die Suid-Afrikaanse Radioliga as n nasionale liggaam toegelaat om Geharmoniseerde

Amateurradiosertifikate uit te reik wat sertifiseer datn kandidaat gevorderde kennis het van teoretiese en praktiese aspekte van amateurradio".

DEELNAME AAN BYEENKOMSTE VEREIS REGISTRASIE BY DIE SARL

Die onlangse wysigings aan die radioregulasies stipuleer dat voortydige registrasie gedoen moet word wanneer kommunikasie tydens tydrenne en sportbyeeenkomste verskaf gaan word. Regulasie B3 1c stipuleer dat ten einde nood- en gebeurtenisverbonde kommunikasie te oefen deur kommunikasie vir fiets-, moter- en maratonbyeenkomste en algemene gemeenskapsdiens, veral in gevalle van nasionale belang, die stasie wat aan die oefening deelneem, geregistreerd moet wees by die nasionale liggaam wat deur die Minister in die republiek van Suid-Afrika, n houer moet wees vann toepaslike klas lisensie, vir die frekwensie wat gebruik gaan word. Om vir n bepaalde gebeurtenis te registreer moet die volgende besonderhede twee weke voor die tyd aan die SARL verskaf word: naam, roepsein en adres van die klub of individuele radioamateur wat die gebeurtenis reel, affiliasiestatus van met die SARL of lidmaatskapstatus in die geval wanneern individuele persoon die gebeurtenis koordineer sowel as n lys van die radioamateurs wat aan die gebeurtenis deelneem, hulle name, telefoonnommers, roepseine en lidmaatskapstatus.n Vorm is op die webtuiste van die SARL nl. www.sarl.org.za in PDF-formaat beskikbaar. Druk die vorm uit en faks dit na 011 675 2793. Die voltooide vorm sal op die web vir inligting gepubliseer word.

LEER ALLES OOR WEERLIGBESKERMING BY DIE SARL SE OPE DAG

By die SARL se Radiotegnologie-in-Aksie ope dag op 20 Augustus kan u alles te wete kom oor hoe om jou toerusting teen wwerlig te beskerm. Die aanbieding sal in die Nasionale Amateurradiosentrum plaasvind. Warren Botten van Clearline sal n lesing getiteld "Praktiese Weeligbeskermingsprinsiepe" aanbied. Clearline borg ookn tuisteaterbeskermngseenheid met n waarde van R 2 450 as een van die bywoningspryse. Hierdie beskermingseenheid sluit 10 stuwingsbeskermde uitlate met kragfilters en antenna- en satellietbeveiliging in. Geen amateurradiostasie kan daarsonder wees nie! Die RTA ope dag begin om 08:30 metn vlooimark en word omm 10:00 gevolg deur 'n driestroom lesingsprogram. Die bywoningstrekking sal tydens die finale gesamentlike byeenkoms teen ong. 15:30 plaasvind. Om vir die pryse te kwalifiseer moet die wenners tydens die trekking teenwoordig wees. Die toegangsgeld is R20 per persoon wat deelname aan die bywoningstrekking insluit. Besoek die SARL se webtuiste www.sarl.org.za vir meer besonderhede.

DIE BOLAND AMATEURRADIOKLUB 40 METER KOMPETISIE

Die Boland Amateurradioklub bied op Sondag 24 Julie 2005 'n 40 meter kompetisie aan. Die kompetisie sal slegs in die 40 m band, op foon geskied. Die kompetisie sal van 13:00 tot 16:00 UTC duur. Die volgende reëls sal van toepassing wees: Die kompetisie is oop vir ALLE amateurs in Suider-Afrika. Slegs

draadantennas en 'n maksimum kraguitset van 100 W mag gebruik word. Roepsien, Seinrapport en Volgnommer, wat begin by 001 moet uitgeruil word. Vir elke kontak, op foon, ongeag in watter streek in Suider-Afrika, sal 1 (een) punt toegeken word. BARK gaan sy klubstasie onder die roepsein, ZS1BAK, bedryf en 'n kontak met dié stasie sal 5 (vyf) punte tel - slegs eenmalig!. Logstate moet binne 14 dae na afloop van die kompetisie ingestuur word en kan per e-pos aan zs1bak@mailbox.co.za gestuur word of per slakkepos aan BARK, Posbus 2105, Dennesig. 7601. Sertifikate sal toegeken word aan 'n 1ste, 2de en 3de plek in die kompetisie.

NUWE HERHALER DEUR MIDLANDS ARK

Die Midlands Amateurradioklub het ‘n nuwe herhaler in diens gestel wat die suidelike Drakensberggebied bedien. Die herhaler se frekwensie is 145,775 MHz en is in die berge naby Underberg geleë. Die herhaler benodig nie CTCSS vir aktivering nie en alle besoekers aan die gebied word aangemoedig om goeie gebruik van die herhaler te maak in sy dekkingsgebied in en om die Underberg/ Sanipasgebiede. Daar is ook redelike dekking oor die R617 (die PMB na Underbergpad). Plaaslike amateurs monitor die herhaler meeste tyd elke dag en is beskikbaar om hulp te verleen of net lekker te gesels. Welkom medeamateurs; en van SARLnuus, waardering vir wat julle gedoen het en mag die herhaler vrugbaar gebruik word.

BORDER RADIOKLUB SE AJV

Die Border Radioklub van Oos Londen se AJV sal op 23 Julie in die tuiste van die Marine Skibootklub in Gonubie gehou word. Lede vergader vanaf 12:30 vir die vergadering om 13:00. Na afloop van die vergadering sal daar `n ruilmark gehou word en daarna`n bring-en-braai. Bring asb. al die dinge wat jy wil ruil. Almal is welkom.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Wat hieronder volg is weereens van die verslag van Tad Cook, K7RA, van Seattle, Washington, op die webtuiste van die ARRL verkry.

Die groot groep sonvlekke wat aktiwiteit minder as twee weke tot gevolg gehad het, het oor die rand van die son verdwyn. Die gevolg was dalings in sonvlekgetalle en sonvloed. Die gemiddelde daaglikse sonvlekgetal het gedaal tot net meer as 63 punte tot 91,3. Terselfdertyd het geomagnetiese steurings toegeneem.

Op 10 Julie het `n koronamassauitstraling (KMU) van`n dag vroeër die aarde getref en `n geomagnetiese storm veroorsaak. Die dag wat dit die aarde getref het, het die planetêre indeks na 47 opgeskiet en het`n ander KMU sy reis vanaf die son begin. As gevolg daarvan het die planetêre Aindeks weer opgegaan, hierdie keer na 48 op 12 Julie; die dinge terwyl die sonvlekgetalle en die sonvloed daal.

Sonaktiwiteit styg tans weer maar slegs as gevolg van party sonvlekke wat uit die sig verdwyn. Hulle mag ‘n indirekte trefhou op die aarde tot gevolg hê

gedurende die volgende aantal dae.

Sonvlekgetalle mag `n korttydminimum rondom 16 - 19 Julie bereik enn volgende maksimum rondom 2 - 5 Augustus.

DAGBOEK VAN GEBEURE

24 Julie - Boland ARK 40 meterkompetisie;

31 Julie - Sluitingsdatum vir nominasies vir toekennings vir Siemens Radioamateur-van-die-Jaar;

20 Augustus - RTA Ope dag by die NARS.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT na Amateur Radio Mirror International op 17 565, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE, en gelees is deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die

bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX